Selfbeskikking Deel 4

Op versoek, hier volg die skakels van 3 vorige skrywes:

Deel 1: https://www.facebook.com/sewe.gemeentes/posts/1034829070031761
Deel 2: https://www.facebook.com/search/top/…
Deel 3: https://www.facebook.com/sewe.gemeentes/posts/1056278131220188

Gesag Strukture

Daar is soveel groepe, partye en hulle is so versplinterd. Elkeen van hulle het hulle eie beleid en agendas.

Baie van hierdie groepe oorvleuel mekaar maar bly klein en beperk. Die rede is dat daar is nie genoeg van ons mense is wie betrokke wil raak nie. So nou baklei die partye en groepe onder mekaar om te probeer lede kry en dit is chaos. Ons mense sien hierdie gevegte en staan dan eerder eenkant.

Ek is van mening dat elk van hierdie groepe eerlik glo dat hulle beleid die antwoord is en opreg optree. Maar is dit die antwoord vir ons mense se voortbestaan?

Daagliks hoor ek die pleit van ons mense dat ons moet begin saamstaan want verdeeld gaan ons nie oorleef nie.

Die tendens wat ek die laaste jaar bespeur, is dat daar wel groepe is wat wil saamwerk. Die probleem is egter dat dit nie werk nie. Hierde alliansies is gebaseer op losstaande groepe wat almal eintlik soos 'n koalisie wil werk. Nie een het tot dusver bereid gewees om eerder saam te smelt nie want dan is daar "leiers" wie hul gesag sal verloor. Nee, die vereiste is dan dat daar 'n raad moe wees waar elke groep verteenwoordiging het. Kyk ek so na ons geskiedenis, dan het dit nog nooit gewerk nie.

Daar is nie plek vir nog meer groepe of partye nie. Ons moet konsolideer.

Dit het tyd geword dat ons almal moet besluit; eie belang of volks belang.

Ek stel voor; volks belang.

Tyd is onsaglik min, so daar moet besluit word. Hier volg my voorstelle.

Volgens die Montevideo Konvensie is punt 3 van die vereistes dat daar 'n regering moet wees. Om nou 'n skadu of wat ook al regering te probeer stig is nie wenslik nie, terwyl daar wel so 'n werkende instansie geskep moet word.

Wat is die oplossing?

Kom ons begin om dit eerder 'n STIGTING te noem. Stigting Kaapland 2025.

Daar word nie verwys na departemente of Ministers nie. Nee, ons gebruik beskrywende woorde en benamings.

Wat in gedagte gehou moet word is dat hierdie Stigting se visie en missie moet wees om eerstens Self Beskikking in die Noord Kaap, Wes Kaap en westelike deel van Oos Kaap te bekom en dan later afstigting. Die beplanning begin wel met Noord Kaap

Verwys na vorige skrywe; die Self Beskikking sal op ‘n Konfederasie model moet wees.

Daar moet ‘n leier wees: Voorsitter. Dan word daar verwys na Kantoor en Sekretaris. So voorbeeld; Die Kantoor van Beplanning met Sekretaris as hoof daarvan. Verder; Kantoor van Beskerming met eie Sekretaris. Kantoor van Befondsing met eie Sekretaris.

Al hierdie kantore se Sekretarisse val onder die finale gesag van die Voorsitter.

Wat is die doel van hierdie stingting?

Kom ons gebruik Beskerming. Daar is soveel losstaande groepe wie hulle toespits op vele veiligheids terreine. Hierdie groepe doen uitstekende werk maar ons mag is verdeeld. So, die leiers van hierdie beskermings groepe skakel in by hierdie Kantoor. Ja, hierdie leiers sal hul gesag moet opgee. Die Sekretaris van Beskerming neem bevel en beheer oor so ‘n groep wat dan ingekorpureer word in die Beskermings Mag. Natuurlik sal daar range wees en die leiers van sulke groepe kan dus wel in range gesorteer word en in verskillende seksies, afdelings of gebiede aangestel word.

Omrede daar nou ‘n doeltreffende bevel struktuur bestaan, kan daar nou effektief opgetree word. Inligting en intellegensie is gesentreerd en kan daar dus doeltreffend opgetree word.

Kyk ons na armoede onder ons mense, dan kan ek ‘n Kantoor van Versorging sien. Weereens, daar is soveel mense wat wonderlike werk doen onder hierdie mense. Indien al hierdie groepe onder een Kantoor kan val, dink net hoe daar beplan kan word, logistieke beplan kan word en ek glo, baie meer mense bereik kan word. Ek wil dit duidelik stel, ek neem niks weg van die onsaglike werk wat gedoen word nie.

Vir my is die Kantoor van Beplanning nou uiters noodsaaklik. Daar is alreeds geweldge werk deur partye en groepe gedoen mbt aksies, kennis van gebied, wetlike aspekte ens. Hierdie inligting moet bymekaar kom en saamgestel word. Daar moet gekyk word na waar is die beste plek om te begin met hervestiging ens. Hierdie kantoor moet die weg baan vir die ingeligte besluite. Ons kan nie meer bekostig om net skote in die donker te skiet nie. Ons is nie besig met speletjies nie maar die voortbestaan van ons mense en ons nageslag.

Onder hierdie Kantoor kan daar ook ‘n uitgebreide data basis geskep word waar volledige inligting gehou sal word. Voorbeeld van een seksie. Mense wie weens omstandighede hul werk verloor het en bereid is om ‘n nuwe heenkome en werk te vind in Noord Kaap. ‘n Blanko CV sal voorsien word waar alle inligting wat verlang word, gevra word. Sou daar ‘n fabierk ens opgerig word, word daar dan ‘n personeel benodiging opgestel en dan vergelyk met data basis om te sien

wie het die nodige kwalifikasies. Sulke persone word dan gekontak vir onderhoud. Die geslaagde kandidate word dan hervestig.

So is daar vele ander gebruike ook vir die data basis.

Soos daar gegroei word, sal daar behoeftes bestaan vir nuwe Kantore.

So kan ons hierdie Stigting gebruik vir 2 doele; 1) voldoen aan groot vereiste vir Self Beskikking volgens die Motevideo Konvensie en 2) om ons mense saam te snoer wie besef dat ons na ons self sal moet begin kyk en beplan.

Hierdie kan slegs werk indien ons ons mense se belange bo ons eie stel. Onthou Kaapland 2025 is nie ‘n nuwe groep nie maar ‘n STIGTING.

Weereens, die doel van Kaapland 2025 is Selfbeskikking in ons eie gebied. Die wie anders voel, geen probleem nie. Elkeen het die reg om te besluit wat hulle wil he.

Ek praat volgende keer in finale deel 5 in meer detail oor BEFONDSING.